


# Heidelberg

## *50-jarige Gedenkalbum*

Saamgestel deur
Prof. Dok. A.D. Pont

# HEIDELBERG KERKGEBOU
# 1933–1983

## 1. INLEIDEND

Op 14 April 1933 is die huidige mooi kerkgebou van die Nederduitsch Hervormde gemeente Heidelberg, na 'n wydingsrede deur prof dr JHJA Greyvenstein, in gebruik geneem. Dit was vir die gemeente en die hele kerk van daardie dae 'n groot gebeurtenis. In 'n sekere sin was hierdie kerkgebou, wat hoog teen die helling van die Suikerbosrand geleë is, 'n sigbare teken dat die gemeente weer uit die stof en as opgestaan het en na al die storms wat oor die gemeente gegaan het, tog behoue gebly het.

Die kerkgebou wat in 1933 ingewy is, was die derde gebou wat die gemeente vir sy godsdiensoefeninge opgerig het. Om dit te kan verstaan moet mens tog net 'n oomblik op die geskiedenis van die gemeente let.

Heidelberg se wêreld of die Suikerbosrandstreek, soos dit vroeër bekend was, was net soos Potchefstroom van die eerste plekke waar die Voortrekkers hulle in die Oorvaalse gevestig het. Die feit dat Heidelberg aan die transportpad na Natal geleë was, het dit feitlik vanselfsprekend gemaak.

Kerklik gesproke was die hele Voortrekkergemeenskap in die Oorvaalse aanvanklik saamgesnoer in die een gemeente Potchefstroom. Dié gemeente is in 1842 in die Oorvaalse deur ds Daniël Lindley, in opdrag van die Voortrekker-Volksraad in Pietermaritzburg, gestig. In daardie eerste kerkraad in Transvaal het twee manne van Suikerbosrand se kontrei gedien. Hulle was David Francois Jacobs, die eerbiedwaardige ou kerkman wat as ouderling gedien het en Pieter Frederik Strydom van die plaas *Kafferskraal* wat as diaken bevestig is. Rondom dié twee leiersfigure kan mens dan verwys na die bekende Hervormde kerkfamilies soos die van komdt PD Jacobs,, die familie van NJG van der Westhuizen, en ook die families Brits, Marais, Pretorius, Bronkhorst, Smit, Willemse, Goosen, Labuschagne en nog meer. Hierdie families het in die baanbrekersjare die grondslae van die Hervormde gemeente van Heidelberg gelê.

## 2. DIE EERSTE KERKGEBOU

Met die stigting van die Hervormde gemeente Pretoria in 1855 het Suikerbosrand 'n wyk van dié gemeente geword. In Julie 1864 het die kerkraad van Pretoria 'n versoek van Suikerbosrand ontvang om daar 'n kerkgebou op te rig. Reeds op 17 Oktober 1864 is die hoeksteen van die eerste kerkgebou gelê.

Dit was 'n paar maande voor die amptelike stigting van die dorp Heidelberg op die plaas *Langelaagte* wat aan OA Strydom en JL Venter behoort het. Die dorp is destyds vernoem na Heidelberg in Duitsland, die geboortedorp van die broers Uckermann wat in daardie dae die eerste winkel op die dorp gehad het. Op 5 Oktober 1865 het die Hervormde kerkraad die transport van sy kerkplein ontvang. Die oorspronklike kruisvormige kerkgebou het net aan die oostekant gestaan van die huidige NG Kerkgebou wat in 1891 ingewy is.

Die eerste kerkvierings in die eerste kerkgebou het op 30 en 31 Desember 1865 plaasgevind en al die dienste is deur die konsulent, ds AJ Begemann van Pretoria gehou. Die selfstandige gemeente Suikerbosrand, soos die gemeente oorspronklik genoem is, het reeds op 27 Julie 1865 van Pretoria afgestig. Die eerste kerkraad van die gemeente het bestaan uit die ouderlinge CFJ Meyer en PP Roets en die diakens W Pretorius, CJ Smit, SB Buys en JJ van Staden. Toe het die gemeente al uit 612 lidmate bestaan.

Heidelberg het in 1868 sy eerste predikant beroep en bevestig. Dit was ds NJ van Warmelo die ywerige predikant van Zoutpansberg. Ds van Warmelo het tot in 1885 predikant van die Hervormde gemeente gebly en in daardie jare het die gemeente onder sy dienswerk gegroei en uitgebrei. So was dit moontlik dat die gemeente Standerton in 1879 van Heidelberg kon afstig.



*Die ou Ned. Hervormde Kerkgeboutjie langs die nuwe kerk in 1891*

# 3. RONDOM DIE TWEEDE KERKGEBOU

'n Hele omwenteling in die Transvaalse kerklike lewe en ook in die gemeente is veroorsaak in die tagtigerjare van die vorige eeu toe 'n poging aangewend is om die Ned. Hervormde Kerk en die Ned. Gereformeerde Kerk, wat in 1865–1866 van die Ned. Hervormde Kerk afgeskei het, met mekaar te verenig. Hierdie kerkverenigingspoging wat grotendeels onder die invloed van politieke leiers aangepak is, was 'n kerklike poging om die nuutgevonde Afrikanereenheid te bestendig. Dié eenheidsgevoel wat ook aangedui kan word as 'n opvlamming van Afrikanernasionalisme of Afrikaner-selfbewussyn, was die resultaat van die Engelse anneksasie van Transvaal in 1877. Die Engelse juk is egter in die roemryke oorlog van 1880–1881 weer afgegooi.

Die kerkverenigingspoging wat in 1882 geloods is, was egter van die begin af tot mislukking gedoem. Met 'n merkwaardige hooghartigheid is die kerkvereniging deur die NG kerkmanne gesien as 'n moontlikheid om die NG Kerk se teologies-godsdienstige opvattings en sy kulturele siening in Transvaal uit te brei ten koste van die republikeinsgesinde Afrikaner in die Ned. Hervormde Kerk.

'n Probleem vir die Ned. Hervormde Kerk was dat op daardie stadium die meerderheid van sy predikante kwekelinge van die Stellenbosse Kweekskool van die NG Kerk was. Hulle het, uit die aard van die saak, die kerkvereniging probeer bevorder. Uiteindelik was dit nogal ironies dat ds HS Bosman, op daardie tydstip die Hervormde predikant van Pretoria, een van die groot oorsake was waarom die kerkvereniging totaal misluk het.

In Heidelberg, waar ds NJ van Warmelo gestaan het, het die kerkvereniging aanvanklik nie spanning veroorsaak nie omdat die lidmate ds van Warmelo se leiding in die saak aanvaar het. Gedurende 1885 het die groot Hervormde gemeente van Heidelberg met die betreklike klein NG gemeente wat daar was, verenig. So het Heidelberg sy steun aan die kerkvereniging gegee wat op die eerste Algemene Kerkvergadering van die nuwe, verenigde kerk in Desember 1885 sy beslag gekry het. Tog was daar ook in Heidelberg Hervormde lidmate wat nié met die verenigingsaksie wou saamgaan nie.

Die poging tot kerkvereniging het feitlik vanaf die staanspoor laat blyk dat dit nié 'n sukses sou wees nie. Dit het gebeur omdat die kerklike leiersfigure met die eerste Algemene Kerkvergadering van die verenigde kerk, die Konsulentsgemeente van Pretoria nie as 'n selfstandige Her-




*Die hulpkerk wat na die kerkvereniging in 1889 gebou is en in 1936 as die Van Belkumsaal in gebruik geneem is.*

vormde gemeente aan die vereniging wou laat deelneem nie. Daarop het die Konsulentsgemeente in Februarie 1886 sy verdere deelname aan die kerkvereniging onttrek en besluit om die selfstandige bestaan van die Ned. Hervormde Kerk voort te sit. Die gemeente het dan in kombinasie met die Hervormde gemeentes van Middelburg en Trichardtsfontein (Standerton) weer 'n predikant beroep. Met ds. M.J. Goddefroy wat in 1886 as predikant van die kombinasie bevestig is, is begin om al die Hervormde lidmate wat nie wou verenig nie, weer te organiseer.

In Januarie 1888 het ds MJ Goddefroy op die plaas *Houtpoort* van Gabriël Jacobs die Hervormde gemeente van Heidelberg weer georganiseer. 'n Probleem was egter dat die gemeente nie meer die beskikkingsreg op sy kerklike eiendomme gehad het nie. Die was nou in die hande van die verenigde gemeente.

In Januarie 1889 het die Hervormers egter besluit om voorlopig 'n hulpkerk te bou. Jacob van der Westhuizen, 'n seun van NJG van der Westhuizen, een van die eerste lidmate van die gemeente, en sy eggenote het vir die bou van dié kerk 'n stuk grond in die dorp aan die gemeente gegee. Dit is die kerkgrond wat nou nog in die besit van die gemeente is. Interessant en tekenend van dié tye was dat die kerkgrond gegee is op voorwaarde dat dit nooit op die naam van 'n ander kerk oorgedra mag word nie. Jammer genoeg is dié voorwaarde nooit as 'n serwituut op die transportakte van die grond geregistreer nie.

In ieder geval is daar dadelik met die bou van die kerk begin en op 20 Julie 1889 is die kerk ingewy. Hierdie tweede kerkgebou van die gemeente het tot in 1933 in gebruik gebly. Daarna is dit in 'n saal omskep, die huidige *Van Belkumsaal*, wat nog uitnemende diens aan die gemeente gee.

Intussen was die oorspronklike kerkplein van die Hervormde gemeente nog in die hande van die verenigde gemeente. Op dié kerkplein is, net langs die oorspronklike kerkgebou, onder leiding van ds NJ van Warmelo 'n nuwe kerkgebou opgerig en in 1891 ingewy.

In 1894, toe dit duidelik was dat die kerkvereniging misluk het en daar ook al 'n hofsaak oor die besitreg van die Hervormde kerklike eiendomme gevoer is, het die twee gemeentes in Heidelberg oor die besitreg van die oorspronklike Hervormde kerklike eiendomme onderhandel. Met die skikkingsooreenkoms is o.a. bepaal dat die verenigde gemeente die ou historiese kerkerf sou behou maar dat die Hervormde gemeente weer die pastorie sou terugkry.

Na die ontwrigting van die mislukte kerkvereniging het die gemeente egter weer gegroei en sterk geword, veral vanaf die koms van ds A Lagerwey as predikant in die gemeente. Sy dienswerk in die gemeente was egter maar van korte duur want in Augustus 1898 is hy in Nederland, waarheen hy vir 'n operasie gegaan het, oorlede.

# 4. DIE ENGELSE OORLOG EN DAARNA

Die oorlog van 1899–1902 wat Engeland teen die twee Boererepublieke gevoer het om die goud van die Witwatersrand te kan kry, het 'n spoor van verwoesting in ons vaderland en onder ons mense gelaat. Dit het dekades geduur voordat die Afrikaner in Transvaal weer naastenby die welvaartspeil van die voor-oorlogse jare kon bereik. Alleen taaie volharding, groot geloofsmoed en die seën van God het gemaak dat die Hervormde kerk in Heidelberg staande gebly en selfs vooruitgegaan het.

Na die oorlog, op 1 Augustus 1904, het ds Jac van Belkum as predikant na Heidelberg gekom. Hier het hy geleef en gewerk tot hy in 1927 emeritaat aanvaar het. Onder sy doelgerigte leiding is die heropbou aangepak. Dit was 'n groot en moeisame taak ook omdat die gemeente onder 'n swaar skuldlas gebuk het vanweë die aankoop van die pastorie in 1897.

Geleidelik het alles, ondanks die terugslae, weer op gang gekom omdat die kerkraadslede en die gemeente saamgestaan het en so die heropbou moontlik gemaak het. In 1927, as ds van Belkum uittree, was dié lidmatetal alweer by die 900 en dit nieteenstaande die feit dat Vereniging in 1913 en Eendracht in 1917 van Heidelberg afgestig het.

Na ds van Belkum se aftrede in 1927 was die gemeente nie lank vakant nie want in April 1928 is ds en mev AJG Oosthuizen as die nuwe predikantspaar in die gemeente verwelkom. Met groot ywer en doelgerigtheid het hulle hulle dienswerk in die gemeente aangepak. Dit was egter duidelik dat hulle werk nie net tot die geestelike opbou van die gemeente beperk kon word nie. Geweldig baie moes ook gedoen word om die verarmde Afrikaners by te staan en op te help. Tiperend van dié situasie is die volgende opmerking wat in die Kerkraadsnotule voorkom (3 Junie 1933):

> "Die voorsitter praat oor die toestand van ons mense. Ons sal verbaas wees as ons weet hoeveel en watter mense kom by hom kos en klere vra. Die arme mense voel hulle nie meer tuis nie onder hul meer bevoorregte medemense. Hulle het nie die mooi klere om kerk toe te kom nie. Al wat ons as kerkraad kan doen, is om hul op moreel en geestelike gebied bymekaar te hou. Dus op sportsdae, kry ons al die Gemeentelede bymekaar, al is hul dan arm, hulle voel dan dat hul nog vriende het. So 'n Gemeentelid kry dan weer moed vir die lewe. Ons behoort dan ook kompetisies te organiseer soos byv. skyfskiet, wyk teen wyk.

> Ons kan dan ook dieselfde tyd ons finansies verbeter. Ons sal net bestaan as ons soos een groot familie lewe, dit is die enigste voorwaarde waarop ons sal bestaan, al is ons dan ook hoe arm ... Ons sal so ons Gemeente opbou en moed geë om vas te hou, en nie weg te sink nie."

Dit klink, in ons dae, waar welvaart byna vanselfsprekend is, heeltemal onwerklik. As egter in gedagte gehou word dat die meeste Afrikaners na die Engelse Oorlog totaal verarm was en dat daarna die Rebellie van 1914–1915, die droogtes van die twintigerjare asook die groot droogte van 1932–1933 èn die depressie van die dertigerjare oor die Afrikaner gegaan het, dan word dit verstaanbaar. In die dertigerjare het dit werklik gelyk asof Lord Alfred Milner se groot ideaal om die Afrikaner as eiesoortige volk te vernietig, naby aan vervulling was.

Ds Joh Dreyer het in die *Almanak* van 1934 nog geskrywe:

> "Hoe baie van ons volk, wat nie lank gelede nie, eerbare en selfstandige burgers was, is verneder tot die bedelstaf en moet aan onderstandswerke en op die paaie aan die lewe gehou word? Die erfenisse van hulle vaders is hulle kwyt. Dit het in die hande gegaan van geldskieters en andere."

In hierdie depressiejare het dit duidelik geword dat 'n depressie telkens deur die groot geldbesitters deurgevoer word om hulleself ten koste van hulle medemense te verryk. Immers in elke depressie word die rykes ryker en die kleiner man, die hardwerkende burger van die land, moet die gelag betaal.

Kerkleiers, soos onder andere ds AJG Oosthuizen en ook Afrikaner kultuur- en politieke leiers, het egter alles in die stryd gewerp om die Afrikanervolk en sy ideale te red. Die groot winspunt was dat die Afrikaner, hoewel onder enorme ekonomiese druk, nie sy selfrespek as volk verloor het nie èn dat daar groot leiersfigure was wat deur dik en dun aan die Afrikanervolk getrou gebly het. Hoewel die Afrikaner polities verdeeld was en die mynmagnate en hulle handlangers alles in hulle vermoë gedoen het om die Afrikaner toe te ploeg, het hulle nie daarin geslaag nie. In hierdie hele stryd het die Afrikaanse kerke en veral die Hervormde kerk 'n betekenisvolle rol gespeel om veral die nasionaal-denkende republikeinse Afrikaner by te staan. In daardie tyd was die kerk die Afrikaner se groot geestelike bolwerk, dáár is hy deur die verkondiging van die evangelie weer opgerig en bemoedig.

In hierdie situasie was die bou van 'n nuwe kerk in Heidelberg, wat deur ds Oosthuizen beplan en deurgevoer is met die steun van die gemeente, een van die middels wat aangewend is om die Hervormer en die Afrikaner in die algemeen weer sy gevoel van waarde terug te gee en om hom trots te maak op sy erfenis.

# 5. 'N NUWE KERK WORD GEBOU

Gedurende 1932 was Heidelberg, wat getalle betref, een van die sterk gemeentes in ons kerk. Op daardie stadium het die gemeente uit 865 lidmate bestaan en was daar 'n kerkraad van 35 man. Die ouderlinge was RJ Crowther, TF Steyn, Jacob van der Westhuizen, Piet Brits, PD Bekker, BJ Smit, LH Jordaan, FJ van der Westhuizen, Nicolaas Jacobs, DA Minne, CFJ Strydom, CP Engelbrecht, A Gouws, A Greyling, JH Mulder, SGA Nortje, LC Ryke. DIe diakens was CJ Strydom, NH Jacobs, HP Strydom, DS Jacobs, JA Greyling, PH Henning, PG Jacobs, P Steyn, Cornelis Brits, A van den Berg, JJ Koekemoer, GP Bierman, PF Strydom, Schalk Brits, Sarel J van der Westhuizen, Cornelis Brits (D Seun) S van der Westhuizen en WCH Erasmus. Die skriba was Frikkie Boltman, 'n onderwyser wat met sy keurige handskrif netjiese notules opgestel het en gesorg het dat die administrasie van die gemeente glad loop. Dit was in hierdie geselskap waar ds Oosthuizen op 'n Kerkraadsvergadering van 5 Maart 1932 gestel het:

> "Die voorsitter sê verder dat hy 'n baie belangrike saak wil voorbring. Hy meen dit is tyd dat ons besluit om 'n nuwe kerk te bou. Hy meen die gebou self sal sowat £3 000 kos, dit is 'n gebou vir 600 sitplekke. Die ameublement sal sowat £2 000 kos, uitsluitende die orrel.
>
> Ons het nou £2 000 sodat ons nog £3 000 kortkom. Hy meen dat ons gemaklik die geld vir die ameublement bymekaar kan kry."

Dit was in sekere sin 'n gewaagde voorstel. Geld en stoflike middele was skaars want die Afrikaner was in 'n ekonomiese worstelstryd om lewe en dood gewikkel. In baie gevalle het dit vir baie mense slegs om voortbestaan gegaan. Aan die ander kant het ds. Oosthuizen hiermee 'n ideaal en 'n uitdaging gestel wat die gemeente opgeroep het tot opoffering en toewyding. Dit was duidelik 'n geloofsdaad onderneem in die vaste vertroue dat die Here God sy seën sal gee. Met God se hulp is niks tog onmoontlik nie.

As mens bloot na die syfers kyk dan lyk die bedrae wat hier genoem is nie so groot nie. Die totale uitgawe sou ongeveer £5 000 wees en die gemeente het alreeds £2 000 gehad. Maar om dié syfers in perspektief te sien, moet die koopkrag van die geld in berekening geneem word. So was in die dertigerjare 'n boer baie tevrede as hy £5 vir 'n groot slagos gekry

Die voorsitter sê verder dat hy 'n baie belang-
rike ~~vergader~~ saak wil voorbreng.
Hy meen dit is tyd dat ons besluit om 'n
nuwe kerk te bou.
Hy meen die gebou self sal sowat £3000
kos. d.i. 'n gebou vir 600 sitplekke.
die ameublement sal sowat £2000 kos d.i. insluit-
ende die orrel.

Die notule van die Kerkraadsvergadering van 5 Maart 1932

het. So 'n slagos sal in ons dae maklik R400 of meer werd wees. So bereken, wil dit sê dat £1 in daardie dae dieselfde koopkrag gehad het as R80 vandag. Maar as mens nou ander berekeninge maak dan wil dit voorkom dat mens so min of meer kan sê dat £1 in 1933 ongeveer dieselfde koopkrag gehad het as R40–R50 vandag. Só bereken was die boukoste dus so iets soos 'n R250 tot R300 000. Dit het beteken, in ons geld bereken, dat die gemeente 'n skuldlas sou moes aanvaar van ongeveer so 'n R180 000. Die ekonomiese toestande van daardie dae in ag geneem, wat baie dieper gevat het as die depressie wat ons deesdae beleef, was dit werklik 'n geloofsdaad wat ds. Oosthuizen in die vooruitsig gestel het.

Dit was duidelik dat ds Oosthuizen sy gedagte aan kerkbou goed voorberei het want in sy voorstel het hy aangedui hoe die fondse en ander noodsaaklikhede gevind sou moes word. Volgens die notule van die Kerkraad het hy gestel:

> "Ons vra die families Brits en Jacobs om ons die orrel te gee. Die families Van der Westhuizen om die grond langs die winkel van Dettman te gee. Die familie Strydom om dit toe te maak. Die familie Bierman om die ligte te gee. Die familie Lanser om die tapyte te gee. Die familie Labuschagne om die deure te gee. Die preekstoel sal deur ds Oosthuizen gegee word. Die stoel in die preekstoel kan oudl. Bekker gee. Die horlosie oudl Crowther. Mnr Kilian kan byv. die doopbak gee. Verder kan elkeen wat wil 'n bank of nagmaalstoele gee ... As dit kan verkry word, sal ons feitelik die kerk kontant kan bou."

Hoewel dit alles nog maar deel van die beplanning was, was dit duidelik dat dié saak vir ds Oosthuizen van groot erns was. Jammer genoeg is daar nooit 'n volledige lys opgestel van diegene wat skenkings in hierdie verband gemaak het nie. Hoewel die kerkraad besluit het om 'n album met al dié name op te stel, kon so 'n album nie meer gevind word nie.

Met die Kerkraadsvergadering van 2 April 1932 het die kerkraad, op voorstel van oudle PD Bekker en RJ Crowther toe eenparig besluit om met die hele projek voort te gaan. Die saak is daardie selfde naweek aan die Gemeentevergadering voorgelê. Dit is nogal interessant om die notule van daardie vergadering na te lees. Daar staan opgeteken:

> "Die voorsitter bring toe voor die aandag van die Gemeente waarom nou 'n besonder geskikte tyd is om die kerk te bou. Die voorsitter maak toe ook melding van al die families wat hy sou vra om die meubels ens. te skenk, sodat die Boufonds alleen vir die gebou verantwoordelik sou wees. Die kerkraad beveel dus aan die kerk te bou as ons die meubels en vloer kan present kry, sodat die Gemeente alleen vir die kerkgebou sal verwantoowrdelik wees. Die saak is nou open vir bespreking ...;

Br de Bruyn is van opinie dat ons 'n kerk moet bou wat waardig is vir ons Gemeente, ons moet nie so pessimisties wees, ons moet bou en die geslag na ons moet help om te betaal, hul kan ook trots wees om te help met wat ons hul nalaat.

Die voorsitter is ook nog oortuig dat ons nou moet bou. Sy geloof is sterk genoeg in die Gemeente. Ons moet saam dra, ons moet mekaar nie verwyt nie. Ons moet in vrede en liefde ons las dra, maar as dit later twis gaan verwek, laat ons dit dan maar liewer laat staan.

Br S van der Westhuizen stel voor dat ons aangaan met die bou van die kerk ...

Br de Bruyn stel toe voor dat hierdie Gemeente dra op aan die kerkraad om aan te gaan met die bou van die kerk met 600 sitplase en volgens die plan in besit van die voorsitter mits ons die fondse so insamel dat ons 'n lening moet maak dit nie £2 000 te bo gaan nie.

Sekondeer br LC Ryke. Algemeen besluit."

So is die groot besluit geneem. 'n Dapper besluit, 'n besluit waaroor almal, toe en nou, dankbaar was en kan wees.

Stadigaan het die sake toe op gang begin kom. Op die Kerkraadsvergadering van 7 Mei 1932 is toe 'n Boukommissie aangewys wat bestaan het uit ds AJG Oosthuizen en die brs LC Ryke, PD Bekker, S de Bruyn en Nicolaas Jacobs met F Boltman as die kassier. Dié kommissie het intussen al so gewerk dat uiteindelik net £2 000 geleen moes word om die hele projek te finansier.

Die saak het so gevorder dat die argitek, Gerhard Moerdyk, wat later veral bekendheid verwerf het as die ontwerper van die Voortrekkermonument in Pretoria, op 4 Junie 1932 die planne van die kerkgebou aan die kerkraad kon voorlê. In Augustus is die tender van die bou-aannemer Leemhuis en Leggat aanvaar en kon daar met die bouwerk begin word.

Dat dit moeilike tye op ekonomiese gebied was, word gou duidelik as die kerkraadsnotules van daardie tyd nagegaan word. So word in die notule van 6 Augustus 1932 vermeld:

"... maak toe die opmerking dat die finansiële posisie ver van bevredigend is en maak 'n ernstige beroep op die diakens om gedurende die maand Augustus hulle bes te doen. Die voorsitter deel mee dat hy voel dat hierdie jaar 1932 ons swaarste en bitterste jaar is, maar hy is van opinie dat die depressie nou begin lig. Die voorsitter maak 'n spesiale versoek aan die ouderlinge om saam met sy diaken te gaan en met die lede te praat en sodoende ook te help."

'n Mens wonder wat van die gemeente in dié tyd sou geword het as ds en mev Oosthuizen nie daar was om leiding te gee, voortdurend self in te spring, moed in te praat en raad te gee nie. Veral mev Oosthuizen het berge versit deur in elke wyk funksies te reël om fondse in te samel en die lidmate by mekaar te hou.

Die bouwerk het inmiddels so goed gevorder dat die hoeksteen van die nuwe kerkgebou nog voor die einde van die jaar gelê kon word. Dit was al 'n belangrike mylpaal en dit is ook opgeluister deur die teenwoordigheid van besoekers soos ds Jac van Belkum, die grysaard emeritus predikant, prof dr SP Engelbrecht die bekende kerkhistorikus, ds TFJ Dreyer toe van Standerton en ds JJ Prinsloo toe van Johannesburg. Ds AJ Louw, ds P Viljoen en ds de Vries van die verenigde gemeente was ook by dié feesgeleentheid.




*Die hoeksteen van die kerkgebou*

Die verdere oprigting en meubilering van die kerkgebou het sonder haakplekke verloop. Die hele bouprojek het wel 'n swaar las op die gemeente gelê maar dit het die offervaardigheid en gewilligheid van die lidmate ook grootliks gestimuleer. In hierdie verband kan onder andere verwys word na die familie Brits wat 'n baie groot deel van die koste van die orrel gedra het. Ds Oosthuizen het nog met 'n geleentheid vertel hoe hy in dié dae na Tant Martie Brits gery het op die plaas *Sandfontein* om haar bydrae te ontvang. Sy het toe haar geldtrommeltjie laat haal en haar bydrae in goue ponde vir ds Oosthuizen uitgetrek. Dié ruim bydrae, so het ds Oosthuizen vertel, het hom in dankbare en nadenkende stilte laat terugry huistoe. So het groot en klein, ryk en arm elkeen na sy vermoë 'n bydrae gelewer en almal saam het gedeel in die tot standkoming van die nuwe kerkgebou.

Die inwyding van die nuwe kerk was beplan vir 14 April 1933. 'n Onverwagse terugslag was dat in Maartmaand bek- en klouseer in die distrik uitgebreek het. Alle bewegings van vee en ander diere is onmiddellik stopgesit. Dit het groot probleme vir almal wat per ossewa of met 'n perdekar die feesvierings wou bywoon, geskep. Die Kerkraadsnotule van 18 Maart 1933 vermeld:

> "Die voorsitter praat oor die ernstige posiesie van ons Nagmaal (waartydens die inwyding sou plaasvind) weens die bek- en klouseer. Dit bring ons in 'n verbasende verleentheid. Die voorsitter het met Mnr de Kock, hoof vee-arts gepraat, maar daar is geen hoop dat ons vee sal kan inbring nie, veral met 'n Nagmaal. Ons kan ook nie ons Nagmaal uitstel nie, ons sal maar moet deurdruk."

Dit was wéér ds Oosthuizen wat moed ingepraat het en gestel het: "Die mense moet nie moed verloor nie, en die kerkraadslede met nie kla nie, dit maak net die toestand slegter, hulle moet die mense moed inpraat."

Dit was tog 'n tipiese situasie. Ons Afrikaners het mos die nuk om by elke opdraande eers moedeloos rond te staan totdat iemand sterk leiding gee en dan word die probleem oorwin. Ds en mev Oosthuizen wat in alle omstandighede positief leiding gegee het, het juis op dié manier sukses verseker.

Die inwyding van die kerkgebou op Saterdagmiddag 14 April deur prof dr JHJA Greyvenstein, die dekaan van ons kerk se Teologiese Opleiding te Pretoria was 'n ware feestelike gebeure. Van heinde en ver het die skare toegestroom. Dit was vir die gemeente 'n wonderlike feesgeleentheid en al die harde werk is op dié dag beloon toe die pragtige nuwe kerk ingewy is. In sy feesrede met Dan. 9:17 as teks het prof Greyvenstein onder andere gesê:

> "Die ganse Hervormde Kerk verbly sig in hierdie Kerkgebou. Die vooruitgang van hierdie Gemeente getuig van die vooruitgang van die hele Kerk ... Die Hervormde Kerk glo aan 'n roeping. Die tyd van geringskatting het verbygegaan. Niemand wat enige kennis van sake dra, spreek meer van skeurkerk nie. Ook hierdie gebeurtenis is weer 'n stap vooruit in die selfvertroue van ons kerk. Die Hervormde Kerk neem in sig op tal van drade wat met ons volkslewe saamgegroei is. Dit neem ongewysig in sig op die stene van karakter en kultuur van ons voorouers, tot die opbou van 'n Afrikaanse volksgebou. Dit dra die kerklike tradisies van Transvaal en dit bewaar in haar kerkgeboue die geestelike en godsdienstige inhoud van die Voortrekkers.
>
> Kerkinwyding in die Evangelie is toewyding. Toewyding aan die hoogste bestemming van heerlikheid van God. Dit beteken afsondering van dit wat onheilig en onrein is. Toewyding is: Doe Uw aangezicht lichten over Uw heiligdom ...
>
> Die Apostels het die Evangelie verkondig in die Tempel, in privaatwoninge, in die ope lug; maar hulle het met die tyd 'n behoefte gevoel aan 'n huis aan God toegewy. En solank as hier op aarde 'n Gemeente is en solank die Evangelie verkondig word, sal daar behoefte wees aan 'n huis God toegewy."

So het 'n groot ideaal in vervulling gegaan. Die kerkgebou wat op 14 April 1933 met soveel luister en dankbaarheid ingewy is, staan tot vandag toe nog as 'n sieraad van die dorp maar ook as 'n simbool van die geloof en die offerebereidheid van die gemeente. Hierdie kerkgebou is óók 'n teken hoe die Here God die handewerk van die vadere geseën het.

Met die eerste Gemeentevergadering in die nuwe kerkgebou, die aand van 14 April, na die voorbereidingsdiens, het ds Oosthuizen die gemeente bedank. Die notule vermeld:

> "Die voorsitter maak melding van die groot geluk wat ons nou het om in ons nuwe kerk ons vergadering te hou, ook oor die stigtelikheid en orde waarop die inwyding plaasgevind het. Hy bedank die Gemeente daarvoor, ook hulle gewilligheid om die nuwe kerk te laat bou.
>
> Br S de Bruyn en offisiere wat die prosessie gereël het, word ook bedank, ons waardeer hul werk. Môre sal die kinders 'n kans kry, hul het die klok gegee.
>
> Die voorsitter praat toe oor die inwyding van die orrel. Mnr Stephen Eyssen sal speel ...
>
> Omtrent die bou van die kerk wys die voorsitter hoeveel ons gespaar het deur nou te bou. Ons kan tevrede wees met ons kerk, alles is van die beste.



*Die nuwe kerkgebou in 1983*

> Die voorsitter gee toe 'n kort verslag van die finansies wat die bou van die kerk betref. Ons het deur 'n baie swaar tyd gegaan. Siekte en 'n baie ernstige droogte. Was dit nie so nie dan het ons nog baie beter gedoen. Siende dat dit so 'n abnormale jaar was, het die Gemeente besonder goed gedoen."

Dit was 'n tipiese toesprakie van ds Oosthuizen wat altyd daarin geslaag het om die positiewe kant raak te sien en om sodoende die lidmate vol goeie moed te hou.

So is die kerk gebou.

So staan die kerkgebou vandag nog as 'n kosbare erfenis van die vadere. 'n Erfenis wat in waarde toeneem as mens die geloof, die onbaatsugtigheid en opofferings van die vadere in ag neem wat in donker ekonomiese toestande in die geloof en vertroue op die hulp van God, hierdie kerkgebou opgerig het.

So het die gemeente 'n netjiese, doelmatige kerkgebou gekry wat vir die gemeente 'n geestelike tuiste is, waar Woord en sakrament reëlmatig bedien kan word.

# 6. 'N VLUGTIGE OORSIG VAN 1933 TOT 1983

Nog gedurende ds Oosthuizen se dienstyd het die gemeente sy sewentigste bestaansjaar gevier. By dié geleentheid wat op 4 April 1936 gevier is, het prof dr SP Engelbrecht 'n boekie die lig laat sien: *Gedenkboek van die Nederduits Hervormde Gemeente Heidelberg 1865–1935.* Dié feesgeleentheid het die gemeente weer bewus gemaak van sy groot en ryk historiese erfenis.

Tydens hierdie feesvierings is die ou kerkgebou omskep in 'n saal wat toe die naam *Van Belkumsaal* gekry het. As saal het die ou kerkgebou steeds 'n nuttige diens in die gemeentelike lewe bly lewer. In 1962 is die saal weer deeglik gerestoureer en veral deur die NHSV verder verbeter en ingerig.

Aan die einde van 1940 het ds Oosthuizen uit die gemeente vertrek. Tog is dit waar dat sy spore nog steeds in die gemeente lê.

Op 30 Augustus 1941 is ds TFJ Dreyer in Heidelberg bevestig. Hy het aanvanklik veral aandag aan die uitstaande skuld gegee. Op 30 Augustus 1942 kon 'n groot dankdiens gehou word omdat die kerkgebou toe finaal afbetaal is. Dit was moontlik omdat Tant Martie Brits deurentyds die gemeente op stoflike gebied bygestaan het. Met die buitengewone kollekte om die kerkskuld te betaal, het sy verreweg die grootste enkele bydrae gegee. Dit was egter vir haar steeds 'n voorreg gewees dat sy so die gemeente kon bystaan. Op talle maniere het sy laat blyk dat sy die Here God en sy kerk met hart en siel liefgehad en gedien het. Sy was inderdaad 'n groot steunpilaar in die gemeente. Toe sy in 1962 op 94 jarige leeftyd oorlede is, het sy die plaas *Leeuwlaagte* en 'n groot kontantbedrag aan die gemeente nagelaat. Maar ook br Izak Albertus Rosslee was 'n ruimhartige bydraer tot die gemeente. By sy afsterwe in 1964 het hy sy hele boedel aan die gemeentes Heidelberg en Balfour nagelaat. So is die gemeente gebou, nie net deur die dienswerk van die ampsdraers nie maar ook deur die geloof, offerbereidheid en toewyding van die lidmate.

Op 27 Mei 1944 is die gemeente Greylingstad van Heidelberg afgestig. Voorlopig het dié gemeente in kombinasie met Heidelberg gebly. In 1949 het die gemeente Nigel van Heidelberg afgestig.

In Oktober 1954 het ds TFJ Dreyer afskeid van Heidelberg geneem. Gelukkig kon die gemeente in Desember 1954 ds JC du Plessis as nuwe predikant ontvang. Sy dienswerk in die gemeente het verskillende hoogtepunte opgelewer. Gedurende 1956 is die kerkgrond vergroot toe die grond, bokant die kerk, as parkeerruimte aan die gemeente geskenk is.

# PROGRAM.

VAN VERRIGTINGE BY GELEENTHEID VAN
DIE VIERING VAN DIE

## 70ste VERJAARSDAG

VAN DIÈ

NED. HERV. GEMEENTE,
HEIDELBERG

OP

**SATERDAG 4 APRIL 1936.**

HEIDELBERG NUUS KANTOOR,

*Die Program vir die 70-jarige feesvierings*

## SATERDAG 4 APRIL 10 v.m.

TOESPRAKE: In die Kerk.—Ds. T. F. Dreyer.
In die Saal.—Ds. A. J. G. Oosthuizen.

ONDERWERP: Die plek wat die Ned. Herv. Kerk in die verlede ingeneem het in die volkslewe.

1.30 N.M. Voorbereidingsdiens.—Ds. J. J. Prinsloo (Johannesburg.)

2.45 N.M. Toespraak in die Kerk.—Prof. Engelbrecht of Ds. L. Brandt.

ONDERWERP: Die betekenis van Ds. van Warmeloo en Ds. v. Belkum vir die Ned. Herv. Kerk.

3.30 N.M. Optog na die Kerkhof en Kranslegging by die graftes van Ds. v. Warmeloo en Ds. v. Belkum.

7.30 N.M. Feesredes. In die kerk.—Ds. L. E. Brandt.
In die saal.—Ds. J.J. Prinsloo. (Rustenburg.)

---

## SONDAG. NAGMAAL.



**Die familie Brits – die skenkers van die orrel**

*Van links. Die twee dames heel links se name is nie bekend nie. Dan staan agter 'n skoonseun Frederik Kruger en sy vrou Siena sit reg voor hom. Dan staan agter Adriaan Brits en sy vrou Maria voor hom. Dan volg Roedolf Brits en voor hom Tant Sannie. Langs haar met die swart rok sit Tant Martie Brits wat so 'n groot weldoener van die gemeente was. Langs haar sit Cornelis Johannes Brits, die stamvader van die Brits-familie in Heidelberg. Hy is in 1930 op 94-jarige ouderdom oorlede. Langs hom sit Piet Brits en sy eggenote Maria staan reg agter hom. Langs hom sit ook een van die Brits-seuns met sy vrou reg agter hom. Dan volg Horn met sy vrou agter hom. Heel regs sit Frikkie Brits en agter hom staan sy vrou Hannie. Hulle was ook mense wat die gemeente met groot skenkings gedra het in moeilike jare. Heel voor sit 'n oubaas Smit en langs hom Cornelis Brits, 'n kleinseun van sy oupa reg agter hom.*




*Die orrel wat die gemeente van die familie Brits ontvang het*

In 1957 is die kerkgebou van die afdeling Balfour in gebruik geneem en in 1959 het Balfour as 'n selfstandige gemeente afgestig.

In 1960 het die gemeente 'n pragtige nuwe pastorie in gebruik geneem.

In 1965 het die gemeente sy eeufees gevier en is daar ook 'n gedenkboek, *Heidelberg 1865—1965,* deur die Kerkraad uitgegee. Met die eeufeesvierings is daar ook 'n pragtige Eeufeesmonument reg voor die kerkgebou opgerig. Dié monument is tydens die vierings deur Sy Ed. Dr Hilgard Muller, destyds minister van Buitelandse Sake, onthul.

In 1970 is ds JC du Plessis, die hardwerkende en beminde predikant van die gemeente wat 16 jaar in Heidelberg gestaan het, onverwags oorlede. Dit was vir die gemeente 'n groot skok en terugslag.

Van 1970—1972 het ds JJ Smit in die gemeente gestaan. In daardie tyd is die konsistoriekamer van die kerkgebou aansienlik vergroot en is daar ook 'n moederskamer aangebou.

In Maart 1972 is Villiers as 'n selfstandige gemeente afgestig.

In November 1972 is ds JA Schroeder as predikant in die gemeente ontvang. In Januarie 1983 kon die gemeente saam met hom sy 25-jarige ampsjubileum vier.

Van 1980—1982 het ds JLJ Smit as tweede predikant in die gemeente gestaan. In 1982 kon die gemeente ds FH van der Merwe as tweede predikant ontvang.

Naas die name van dié predikante is daar die name van talle kerkraadslede en lidmate wat byna vanselfsprekend na vore kom. 'n Mens dink, byna onwillekeurig aan mense soos oudl PD Bekker wat deurentyds as vise-voorsitter van die kerkraad en as voorleser opgetree het, oudl CP Engelbrecht wat van 1934—1951 die skriba was, oudl K Lanser wat van 1933—1946 as kassier opgetree het. Dan was daar kosters soos br Thys Fourie en Frikkie Nel, die orrelis br CJ Spruyt wat van 1939—1959 dié dienswerk verrig het.

So was èn is daar talle lidmate, kerkraadslede van gister en vandag wat met hulle bekwaamhede en gawes van hoof en hart die gemeente en die koninkryk van God gedien het. Voorwaar, Heidelberg-gemeentes was van sy vroegste jare af geseënd deur die kwaliteit van die manne en vroue wat hier in die gemeente geleef, gedien en gewerk het. Op die hegte fondamente wat die vadere gelê het, is daar inderdaad met vrug en onderskeiding voortgebou.




*Die Eeufeesmonument*

# 7. ENKELE SLOTOPMERKINGS

Vanjaar gedenk ons die feit dat die kerkgebou wat in 1933 opgerig is al vyftig jaar lank deur die gemeente gebruik word. Vir vyftig jaar is die kerkgebou al die middelpunt van die gemeentelike lewe. Hier kom die gemeente saam rondom Woord en sakrament, hier word die opkomende geslag gedoop in die naam van die Drie-enige God, hier leef die gemeente, hier word die laaste begrafnisdiens vir die oorledenes gehou. Talle onsigbare maar sterk bande bind die gemeente aan hierdie gebou.

In hierdie verband kan mens dink aan 'n woord van die groot kerkvader en kerkhervormer Martin Luther wat met 'n geleentheid gestel het:

> "'n Mens noem die kerkgebou gewoonlik 'n huis van God, maar dan nié omdat God daar sou woon nie, maar omdat die Woord van God daar gehoor en verkondig word. Maar as die Woord van God net so onder 'n boom of in die oop veld verkondig word, is daardie plek ook 'n woning of tuiste van God, want God se Woord regeer daar. Waar die Woord van God is, daar is ook sy huis en daar wil God ge-eer en gedien word. Want die Woord van God heilig nie alleen die plek tot 'n huis van God nie, maar daardie selfde Woord omvorm ook die luisteraars tot kinders van God."

Die kerkgebou kry sy betekenis omdat die Woord daar verkondig word, daardeur word dit telkens 'n huis van God. As daar nie gepreek word nie, is 'n kerkgebou slegs 'n koue, leë ruimte. Maar juis omdat die kerkgebou die plek is waar die Woord verkondig word, is dit ook die sigbare sentrum van die lewe van die gemeente, die volk van God. Daarom is en bly die kerkgebou vir die gemeent 'n gebou van groot waarde.

*Drie Ouderlinge wat nie teenwoordig was by neem van groepfoto.*



*Frans Rosslee*



*Frikkie Rosslee*



*Flip Rosslee*



***Die Kerkraad 1983***

***Voor:*** *Oudl. E.G. Piater, Oudl. J.M. Fritz, Oudl. S.J. Pretorius, Ds F.H. van der Merwe, Ds. J.A. Schroeder, Oudl. W.H. Smit, Oudl. J.A. Venter, Oudl. G.P. Badenhorst, Oudl. H.P.N. Pretorius*

***2de ry:*** *Diak. C.J. Erasmus, Diak. D.L. Brits, Oudl. G. Smit, Diak. D.S. Brits, Diak. D. Jordaan, Diak. D. Snyman, Diak. D. Hirschorn, Diak. G.S. Trollip, Oudl. B.J. Olivier, Diak. D.S. Jacobs*

***3de ry:*** *Oudl. J.E.N. Pieterse, Oudl. P.J. Kruger, Oudl. D.B. Botma, Oudl. C.N. Kruger, Oudl. F.P. O'Neil, Oudl. J.A. Heydenrych, Oudl. J.F. Heydenrych, Oudl. J.J.A. Lombard, Oudl. D.S. Henning, Oudl. H.A. Pretorius, Diak. J. Ferreira*

***4de ry:*** *Oudl. W.J. Beukes, Oudl. H.S. Lombard, Oudl. S.P. Deysel, Diak. J. de Bruin, Diak. D.J.J. van Biljon, Oudl. L. Muller, Diak. J. Rudolph, Diak. G. Fritz, Oudl. A. Pretorius, Oudl. J.D. Oberholzer, Diak. Klaas Venter*

***Agter:*** *Diak. J.T. Beaurain, Diak. P.J. Strydom, Oudl. J.J. Jordaan, Oudl. N. Strydom, Diak. F.P. Duwenhage, Diak. W. Bronkhorst, Diak. H.L. Coetzee, Diak. G.J.J. Kruger, Diak. J.A. van Heerden, Diak. J. Kotze, Diak. G. van Heerden, Diak. G.J. Marx, Diak. J.A. Smit, Diak. V. Bester, Diak. J.D. Harmse, Diak. J.H. Steyn*

Die gemeente is gelukkig dat op sy kerkplein nog twee kerkgeboue staan. Die een het vir 44 jaar diens gedoen, van 1889 tot 1933, die huidige kerkgebou word nou vanjaar al vir vyftig jaar gebruik. In dié twee kerkgeboue is die Woord van God reëlmatig verkondig, nou al vir 94 jaar. Deur die verkondigde Woord is die gemeente in stand gehou, opgebou in die geloof, vertroos, vermaan en gelei.

As daar ooit twyfel kon bestaan oor die ontferming en die genade van God, dan hoef mens slegs na dié twee kerkgeboue te kyk. Elkeen is 'n voortdurende herinnering aan die feit dat daar die gemeente reëlmatig voor die aangesig van God verskyn en dat dié ontmoeting alleen moontlik is omdat die Here God self dit moontlik maak. Daarom is dit so dat elke gelowige deur die kerkgebou self voortdurend daaraan herinner word dat dit sy geestelike tuiste is, dat dit sy plig is om as gelowige mens elke Sondag daar te wees vir die godsdiensoefening. Want op Sondae word die leë ruimte van die kerkgebou gevul deur die verkondiging van die blye evangelie van die genade en ontferming van ons God.

Wanneer die gemeente die 50-jarige bestaan van die kerkgebou vier, gaan dit wel om die herinnering aan die voorgeslag wat hierdie erfenis aan ons nagelaat het. Maar meer as dit, gaan dit om die dankbaarheid teenoor God wat hier sy Woord laat verkondig het en so sy gemeente in stand gehou het. Aan God dan die dank,die lof en die eer van ons hart en mond.

Prof dr AD Pont.
Pretoria.

NHW-Pers, Pretoria-Wes